SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 25 MEI 2003

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar.

In die nuus vandag:

VERSLAG OOR DIE 17 MEI SPESIALE BEGROTINGSVERGADERING DEUR KLUBS

UITSLAG VAN MEI 2003 RAE IN REKORDTYD BEKEND

UITSLAG VAN DIE PEARS BHF/UHF KOMPETISIE

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems.

Besoek ook die SARL-webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede.

Die SARLnuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio op die webwerf van die SARL te plaas by www.sarl.org.za/newsinbox.asp nie later nie as die Donderdag wat die bulletin voorafgaan. Indien moontlik doen dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL.

Die nuus volg in besonderhede:

VERSLAG OOR DIE 17 MEI SPESIALE BEGROTINGSVERGADERING DEUR KLUBS

Op 17 Mei is 'n Spesiale Begrotingsvergadering deur klubverteenwoordigers by die NARS in Johannesburg gehou. Hans Potgieter, ZS6ALJ, het as waarnemende President die die vergadering as voorsitter gelei. Ses raadslede was teenwoordig en 'n totaal van 10 klubs was uit Afdeling 6 verteenwoordig. Die vergadering het insette van die Kaapstad- en Natalvergaderings gehad sowel as 'n konsepbegroting tesame met notas en voorstelle van Oos London.

Alhoewel die vergadering slegs bedoel was om 'n nuwe konsepbegroting te bespreek, het besprekings 'n wye reeks van sake gedek.

Die Tesourier, Bill, ZS6KD, het 'n konsepbegroting vvorgelê gebaseer op 'n verminderde ledegeld van R300 pj. Na 'n in-diepte bespreking van individuele items, is dit waargeneem dat die gewone ledegeld nie te laag vasgestel kan word nie indien die huidige aktiwiteite van die liga behoorlik gefinansier moet word. Dit is ingesien dat die syfer van R250 pj soos deur die Kaapse groep voorgestel

te laag is aangesien dit in reële terme baie dieselfde is as dié van die vorige jaar en nie sal voorsien vir enige delging van die opgehoopte tekort nie. Die R275 soos voorgestel deur Oos London kan werk maar sal ook die werking van die liga aan bande lê. Die oorspronklik voorgestelde bedrag van R330 is definitief te hoog en sal aansienlike teenkanting van lede tot gevolg hê. Ook is 'n fooi van R300 as te hoog beskou aangesien dit 'n verlies van te veel lede tot gevolg sal hê.

Na vele bespreking het die teenwoordige lede saamgestem om 'n tarief van R285 pj vir gewone lede en geaffileerde klubs en R60 vir familielede aan te beveel. Dit is verder voorgestel dat die gaping tussen gewone lidmaatskap en senior / pensionarislede ge-elimineer word aangesien die koste verbonde aan dienslewering identies is. Dit word erken dat dit 'n negatiewe effek op party pensionarisse sal hê, maar dit word gesuggereer dat klubs moontlik verdienstelike gevalle kan subsidieer. Daar is ook voorsiening dat die SARL sulke gevalle op 'n individuele basis kan subsidieer.

Die finale aanbevelings van die vergadering aan die SAV is as volg:

1. Dat die jaarlikse ledegelde as volg vasgestel word: 1.1 Gewone en Seniorlede en klubs - R285; 1.2 Familielede - R60; 1.3 Oorsese lede - R600.

2. Die Tesourier word getaak om 'n begroting op te stel gebaseer op die voorgestelde fooie en 'n maksimum ledetal van 1 150 en met die vereiste dat 'n minimum van 35% van die totale tekort aan die einde van hierdie finansiële jaar afgelos word. Kostes sal dus aangepas moet word ten einde daardie resultaat te bereik.

3. Die Raad moet ernstige aandag skenk aan die beheer van uitgawes om te verseker dat oorspanderings soos wat geurende die afgelope jaar ondervind is, nie weer sal plaasvind nie.

4. Die Raad moet verseker dat die uitgawes gedurende die vroeë gedeelte van die nuwe finansiële jaar op 'n konserwatiewe basis beperk word totdat lidmaattalle vir die jaar gestabiliseer het en verstaan word.

5. Die Tesourier moet opsommende verslae oor ledetal, inkomste en uitgawe, verkieslik op 'n maandelikse basis, voorsien.

6. Alle teenwoordige lede en wat aan die aanbevelings deelgeneem het, moet dit daadwerklik in hulle klubs ondersteun en probeer om verduidelikings sover moontlik te verskaf.

7. Dit is erken dat die vasstelling van ledegelde en die begroting slegs deel van die hele prentjie is. Daar was 'n werklike bekommernis dat lede voel dat hulle nie waarde vir hul ledegeld ontvang nie. Dit was duidelik dat werk gedoen sal moet word om hierdie meer basiese probleem in die toekoms op te los.

Onthou die Spesiale Algemene Vergadering waartydens die nuwe begroting voorgelê, bespreek, gewysig en aanvaar moet word, is belê vir 21 Junie in die

NARS.

UITSLAG VAN MEI 2003 RAE IN REKORDTYD BEKEND

Die uitslag van die RAE wat op Saterdag 17 Mei geskryf is, is reeds vanaf Donderdag 22 Mei beskikbaar op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za. Die hoogste punt van 97% is behaal deur E F Fynn van Durban wat met die roepsein ZR5EF spog.

Amptelikke uitslagbriewe sal eersdaags aan alle kandidate gepos word. Die SARL het egter 'n ooreenkoms met OKOSA wat bepaal dat kandidate wat die eksamen slaag, onmiddellik hul roepseine op die lug mag gebruik.

Die SARL wens die groep nuwe amateurs baie geluk en jare se vreugde toe op die amateurfrekwensies.

UITSLAG VAN DIE PEARS BHF/UHF-KOMPETISIE

Alhoewel kondisies maar taamlik eina was, is ten minste 60 logstate vir die kompetisie ontvang. Hier is die wentellings en afstande:

LANGSTE AFSTAND GEWERK

Analoog:

50 MHz: ZR1AEE na ZS6Y 1 241 km 144 MHz: ZR2GB & ZS2KW na ZS5LEE & ZS2HB 460 km 432 MHz: ZS6NK na ZS6WB 240 km

Digitaal:

50 MHz: ZR1ADI na ZS6WB 1 350 km; 144 MHz: ZR1AEE na ZS6WB 1 299 km; 432 MHz: ZS6NK na ZS6WB 240 km.

STREEKSWENNERS

Analoog:

50 MHz:

Vaste stasie: ZR1AEE 1 602; ZS2BWB 499; Veldstasie: ZR2GB & ZS2KW 728.

Multi-operateur: ZS1MZ 3 736.

144MHz

Vaste stasie: ZR1AEE 285; ZS2CLI 2 359; ZR3CDK 897; ZS6EGB 538.

Veldstasie: ZR2GJ/1 & ZS2AZR/1 1 180; ZR2GB & ZS2KW 5 080.

Multi-operateur: ZS1ME 6 943.

QRP: ZS1I 130; ZR5DK 380; ZR6KEV 100.

432MHz:

Vaste stasie: ZR1AEE 155; ZS2BWB 600; ZS6EGB 187.

Veldstasie: ZR2GB & ZS2KW 1 142.

Multi-operateur: ZS1MZ 2 889.

Digitaal (alle bande): Algehele wenner: ZS6WB 12 575; Tweede plek: ZS1AGF 6 070.

HOëRSKOOL JOHN VORSTER RADIOKLUB HERNOEM

Die Hoërskool John Vorster Radioklub in Dunottar is hernoem na die Vossie Radioklub. Die klub sluit nou gewone sowel as leerderlede in. Die hoofdoel van die klub is konstruksieprojekte en die grondwet is aangepas by die nuwe omstandighede.

Die roepsein ZS6VOS word behou en hulle is bly om aan te kondig dat die klub geen jaarlikse klubfooie het nie, maar dat lidmaatskap verkry word deur aktiewe deelname en verloor word deur geen deelname. Alle knutselaars en tuisbouers is welkom en word vriendelik uitgenooi om by die klub aan te sluit.

Hulle vergader elke eerste Saterdag van die maand by die huis van een van die lede. Die volgende vergadering word gehou op 7 Junie 2003 om 10:00 by die huis van OK Sakkie ZS6BPA. Sy adres is Williamsonstraat 37, Dunottar.

U is welkom om OK Pieter ZS6XT, hul voorsitter of Chris ZS6COG of Harry ZR6FWH, te kontak vir verdere besonderhede.

TJEKBETALINGS AAN DIE SARL

Almal wat gebruik maak van tjekbetalings aan die SARL, let asb daarop dat weens streng beheer wat deur ons bankiers toegepas word, "Suid-Afrikaanse Radioliga" ten volle uitgeskryf moet word en dat die afkorting SARL nie op tjeks gebruik moet word nie. U samewerking in hierdie verband sal hoog op prys gestel word.

DATUMS OM TE ONTHOU

Die President se net om 12:00 vandag op 7 082 kHz. PEARS mikrogolf en Digitale kompetisie op 13 15 Junie SARL SPESIALE ALGEMENE BEGROTINGSVERGADERING by die NARS op 21 Junie.

Dit bring ons dan aan die einde van hierdie bulletin wat saamgestel is deur Martin, ZS6ABU, en gelees is deur …….. vanuit …………… as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

Die SARL nooi u ook om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 17 815, 9 750 en 7 082 kHz en 145,625 MHz in die Oos Londen-, 145,650 in die Durban-, 145,750 MHz in die Pretoria- en 438,800 MHz in die Sandtongebied te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 21:00 SAT op 3 215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

U het geluister na ZS6SRL, dankie dat u by ons aangesluit het. Baie dankie aan diegene wat items vir die bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereëld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u ’n aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX